# PSALM 23

TT Cloete

23


















2.
Ek sal die dood se donker dal nie vrees nie.
Ek moet daar deurgaan, maar ek weet U is by my.
Alleen en sonder U sal ek nooit wees nie
en in u hande sal ek altyd veilig bly.
Geen duisternis vrees ek en ook geen kwaad nie
want u vertroosting sal my nooit verlaat nie.

3
Totdat dit oorloop, Heer, vul U my beker.
'n Feesmaal word vir my as eregas berei.
Van gasvryheid word ek deur U verseker.
U salf my hoof, u tafel is oorlaai vir my.
Ek bly by U, Heer, in u huis van voorspoed
en lewenslank deel ek daar in u oorvloed.

# PSALM 23

23

Lina Spies


















2

Nie een sal U ooit van u skaap berowe:
U is by my in diep en donker klowe.
Wanneer ek afdwaal, haak u staf my nader
en met u stok verdryf U die gevare.
By U is ek beveilig en geborge:
Bevry is ek van vrese en van sorge.

3
U dek in my teenwoordigheid 'n tafel:
My vyande kyk toe en staan verslae!
U vul my beker, voed my en verheug my;
u goedheid volg my al my lewensdae.
Ek ken u liefde en u gunsbetoning
en bly 'n leeftyd, Here, in u woning.

23

1

Net soos 'n herder uittrek met sy skape
en hul laat neerlê in die veld
van milde groen,
met sagte hand hul lei
langs stille waters -
so is die Heer, so het Hy ook
aan my gedoen:
Hy laaf my siel en lei my swakke skrede
in vaste spoor van sy geregtighede.

2

En is ek soos 'n skaap in doodsgevare,
wat in die velde as 'n prooi
van wolwe gaan,
en moet ek in die doodsdal,
diep en donker,
van alle hulp ontbloot,
in my alleenheid staan -
dan nog ken ek geen doodsvrees
of verskrikking,
omdat u staf my troos is en verkwikking.

3

U bring vir my die tafel in gereedheid,
my hoof druip olie en my beker
vloei van wyn,
'n bron van goedheid
stroom vir my gedurig;
dit is my gees 'n vreug,
my vyande 'n pyn;
dit kroon my lewe met u welbehae;
en in u huis, daar bly ek al my dae.